# INHOUDSOPGAWE

1.

VOORWOORD: BURGEMEESTER

Hierdie Geïntegreerde Ontwikkelingsplan is die eerste strategiese plan wat deur die nuwe DA COPE koalisie regering wat na die 2011 munisipale verkiesing tot stand gekom het, vir Hantam Munisipaliteit opgestel is. Hierdie Geïntegreerde Ontwikkelingsplan is opgestel vir die 5 jaar tydperk 2012-2017. Na 'n baie deeglike konsultasieproses waar daar met alle wyke gekonsulteer is, en wat baie goed bygewoon is, is daar ook bilateral met verskeie belangegroepe soos die landbousektor en die besigheidskamer gekonsulteer. As Burgemeester is ek tevrede dat hiedie Geïntegreerde Ontwikkelingsplan die behoeftes, soos deur die gemeenskap uitgedruk, oor die volgende 5 jaar gaan aanspreek, en dat die gehalte van dienslewering daardeur drasties verbeter gaan word. In die konsultasieproses het dit egter duidelik geblyk dat die gemeenskappe op die sigbare infrastruktuur kommentaar lewer terwyl dienslewering baie beïnvloed word deur die gehalte van die onsigbare infrastruktuur. Dit is ook die raad se plig om in sy strategiese beplanning ook te let op die nie sigbare infrastruktuur soos die kapasiteit van elektrisiteits netwerke om uitbreidings te hanteer en die kapasiteit van bulk infrastruktuur.

Daar is in November 2011 n strategiese beplannings sessie met die raad en senior personeel gehou waar daar onder andere na a nuwe visie en missie vir die raad gekyk is en ondere andere oor die GOP proses soos deur die raad bestuur en die insette wat verkry is, gekyk is.Tydens hierdie beplanningsessie is die organogram van Hantam Munisipaliteit hersien en is aanbevelings aan die raad gemaak ten opsigte van wysigings van die organogram ten einde die behoeftes wat deur die gemeenskap versoek is aan te spreek. 'n Nuwe organogram is derhalwe in Januarie 2012 deur die raad goedgekeur wat aan die veranderende vereistes vir dienslewering sal voldoen en die Geïntegreerde Ontwikkelingsplan tot uitvoer sal bring.

Die raad van Hantam Munisipaliteit het in Januarie 2012 n Plaaslike Ekonomiese Ontwikkelingstrategie goedgekeur wat nou as deel van hierdie GOP ingesluit is. Uit die ekonomiese analiese van Hantam Munisipaliteit is dit

duidelik dat toerisme en hernubare energie projekte die toekomstige groei katalisators vir die plaaslike ekonomie gaan wees. Vir Calvinia wat as a streek
dienssentrum vir die omliggende omgewing dien is dit belangrik dat sy streek dienste uitgebrei word om behalwe in terme van regeringsdienste ook vir kleinhandel as streekdienssentrum te dien. Daarbenewens is daar n behoefte om sportfasiliteite in Calvinia op te gradeer om ook fasiliteite daar te stel vir streek sportfunksies byvoorbeeld atleteik astrobaan. Dit is duidelik dat die interne dienste infrastruktuur wat verouder is met gebrekkige kapasiteit as 'n struikelblok dien vir nuwe ekonomiese investering in die plaaslike ekonomie. Die Hantam Munisipaliteit sal daadwerklik nuwe investerings moet doen in elektrisiteit en water infrastruktuur ten einde toekomstige investering in die plaaslike ekonomie te stimuleer.

Ten einde hierdie GOP suksesvol ten uitvoer te bring is dit noodsaaklik dat die vaardigheid en kapasiteit van Hantam Munisipaliteit uitgebou word sodat daar aan die uitdagings van wetgewing en regulasies voldoen kan word. Ek verwys spesifiek rondom programme soos "blue drop" en "green drop" en regulasies in terme van die 'MFMA" waaraan die Hantam Munisipaliteit moet voldoen. Hierdie vaardighede en kapasiteit sal geskep moet word deur gebruik te maak van oordeelkundige aanstellings en opleidings-programme.
Hantam Munisipaliteit bestaan uit vier dorpe (Calvinia, Brandvlei, Loeriesfontein en Nieuwoudtville) wat almal oor verouderde infrastruktuur beskik. Derhalwe is die onderhoud van bestaande en nuwe infrastruktuur van kardinale belang ten einde volhoubare dienslewering teen aanvaarbare vlakke in stand te hou. Die Hantam Munisipaliteit sal ook sy eie toerusting moet aanvul en vervang ten einde aan die uitdagings van onderhoud aan verouderde infrastruktuur te voldoen.

Hierdie Geïntegreerde Onwikkelingsplan gee hierdie raad kans om sy stempel af te druk ten opsigte van die prioritisering van projekte en die aanwending van die skaars finansiële bronne om 'n verskil in die Munisipaliteit en sy gemeenskappe te weeg te bring. Dit is die primêre doel van raadslede om te prioritiseer en aan te dui hoe hulle wil hê die finansiële bronne van die Munisipaliteit aangewend moet word. Hierdie Geïntegreerde

Ontwikkelingsplan sal in die volgende vyf jaar hersien word en in die jaarlikse begrotings tot uitvoering gebring word. Die prioritisering van die beoogde
projekte en bronne van moontlike finansiering is derhalwe ook in hierdie GOP saamgevat.

Ek vertrou dat hierdie raadstydperk van vyf jaar gekenmerk sal word deur effektiewe dienslewering en investerings wat die die lewensstandaarde van al ons gemeenskappe sal verbeter. My dank aan al die rolspelers en amptenare wat bygedra het tot die hersiening van GOP en die opstel van die 2012-2017 GOP dokument.

By voorbaat dank.

Die uwe.

Raadslid AF Fritz
Burgemeester



## AGTERGROND

Geïntegreerde Ontwikkelings Beplanning is 'n proses waardeur beplanning vanaf die onderste vlak, waar die behoefte die grootste is, gedoen word ten einde ontwikkeling op 'n sinvolle en geïntegreerde skaal te verkry.

Hierdie proses word gevolglik in die Plaaslike Regering: Munisipale Stelsels Wet (Wet 32 van 2000) voorgeskryf.Daar rus dus 'n wetlike verpligting op munisipaliteite om 'n GOP op te stel.

Die GOP is 'n buigsame dokument wat vir 'n tydperk van 5 jaar opgestel word om saam te val met die politieke ampstermyne van Raadslede. Dit sal elke jaar hersien word om aan te pas by veranderende omstandighede. Dit is 'n publieke dokument waarmee strategiese besluite geneem sal word oor die ontwikkeling van die munisipaliteit. Alle toekomstige begrotings sal ook gebasseer wees op die behoeftes en prioriteite soos vervat daarin.

Die GOP is 'n veeldoelige dokument maar sal veral die volgende vernaamste funksies vervul.

- dien as 'n riglyn vir toekomstige investering.
- help bevorder demokrasie en publieke verantwoordelikheid vir hul eie ontwikkeling.
- effektiewe benutting van skaars natuurlike en finansiële hulpbronne.
- vinniger en doeltreffende dienslewering.
- gekoördineerde samewerking tussen verskillende regeringsvlakke, semi-regeringsorganisasies sowel as internasionale organisasies.
- doelmatige beëindiging van voormalige diskriminerende regeringsbeleid.

**Munisipale Visie**

Die visie van die Hantam Munisipaliteit is:

**Om 'n toerisme en beleggingsvriendelike omgewing te skep waarin groei en koste-effektiewe diens plaasvind en waar mense hulle volle potensiaal kan bereik.**

Hierdie visie is 'n toekomsblik waarna die munisipaliteit streef tot voordeel van al sy inwoners.

Die daarstelling van 'n koste effektiewe gemeenskap geörienteerde munisipaliteit wat die gemeenskap se belange eerste stel sal bereik word deurdat die volgende missie aanvaar is;

**In vennootskap met die gemeenskap skep ons tuistes vir almal.**

**Sleutel Verantwoordelikhede**

- Daarstel van demokratiese en verantwoordbare regering van plaaslike regering.
- Volhoubare dienslewering aan alle gemeenskappe.
- Sosiale en ekonomiese ontwikkeling.
- Daarstel van 'n veilige en gesonde omgewing vir alle inwoners.
- Moedig betrokkenheid aan van gemeenskappe en gemeenskapsorganisasies met die werking van die munisipaliteit.

**Die volgende is Sleutel Prestasie areas**

1 Munisipale transformasie en organisatoriese ontwikkeling.
2 Infrastruktuur ontwikkeling en dienslewering.
3 Plaaslike ekonomiese ontwikkeling.
4 Effektiewe Munisipale Finansiële Bestuur.
5 Effektiewe bestuur en publieke deelname.

## STATISTIEKE INSAKE MUNISIPALITEIT

(Alle statistiek is van STATSSA verkry - 2011)

Employment/Unemployment

| | Employed | Unemployed | not economically active |
|---|---|---|---|
| Brandvlei | 439 | 305 | 484 |
| Calvinia | 1728 | 664 | 2694 |
| Hantam | 2214 | 140 | 1235 |
| Loeriesfontein | 542 | 162 | 611 |
| Nieuwoudtville | 294 | 60 | 481 |
| NC065: Hantam | 5236 | 1352 | 5470 |

Uit die bostaande kan afgelei word dat werkloosheid binne die Hantam Munisipaliteit 'n groot rol speel.

Age groups.

| | Brandvlei | Calvinia | Hantam | Loeriesfontein | Nieuwoudtville | NC065: Hantam |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 0-4 | 260 | 781 | 533 | 210 | 118 | 1904 |
| 5-9 | 305 | 922 | 386 | 323 | 165 | 2099 |
| 10-14 | 350 | 1016 | 360 | 289 | 169 | 2190 |
| 15-19 | 164 | 1024 | 369 | 102 | 101 | 1767 |
| 20-24 | 122 | 532 | 322 | 103 | 88 | 1147 |
| 25-29 | 138 | 527 | 354 | 167 | 73 | 1247 |
| 30-34 | 158 | 606 | 408 | 178 | 102 | 1484 |
| 35-39 | 158 | 585 | 476 | 188 | 94 | 1484 |
| 40-44 | 133 | 485 | 426 | 124 | 78 | 1264 |
| 45-49 | 114 | 418 | 396 | 134 | 79 | 1144 |
| 50-54 | 67 | 297 | 323 | 109 | 52 | 880 |
| 55-59 | 95 | 267 | 287 | 99 | 74 | 806 |
| 60-64 | 74 | 306 | 187 | 82 | 79 | 708 |
| 65-69 | 57 | 224 | 153 | 111 | 61 | 595 |
| 70-74 | 50 | 196 | 105 | 69 | 38 | 467 |
| 75-79 | 19 | 112 | 50 | 51 | 34 | 269 |
| 80-84 | 26 | 85 | 36 | 27 | 19 | 187 |
| 85+ | 20 | 75 | 35 | 36 | 12 | 173 |

Dit blyk uit bostaande dat getalle afneem hoe ouer die bevolking word. Sterftes en ontvolking speel hier 'n rol en ook omdat mense op ander plekke gaan werk soek.

Income.

| | Brandvlei | Calvinia | Hantam | Loeriesfontein | Nieuwoudtville | NC065: Hantam | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| No income | 1489 | 4978 | 2427 | 1348 | 855 | 11086 | |
| R1 - R400 | 171 | 607 | 532 | 250 | 57 | 1627 | |
| R401 - R800 | 367 | 1417 | 1289 | 498 | 303 | 3974 | |
| R801 - R1 600 | 117 | 438 | 435 | 93 | 93 | 1114 | |
| R1 601 - R3 200 | 90 | 506 | 154 | 115 | 51 | 835 | |
| R3 201 - R6 400 | 57 | 313 | 168 | 75 | 43 | 670 | |
| R6 401 - R12 800 | 15 | 144 | 102 | 15 | 24 | 303 | |
| R12 801 - R25 600 | - | 30 | 68 | 3 | 3 | 98 | |
| R25 601 - R51 200 | - | 9 | 9 | 3 | 3 | 54 | |
| R51 201 - R102 400 | 3 | 12 | 12 | - | 3 | 39 | |
| R102 401 - R204 800 | - | 3 | 9 | 3 | - | 9 | - |
| R204 801 or more | - | - | - | - | - | 6 | - |

Die bostaande wys duidelik uit dat die groter meerderheid van die Hantam Munisipaliteit geen inkomste het nie en dat daar baie min hoogsbesoldigde mense is.

Watervoorsiening

| | Brandvlei | Calvinia | Hantam | Loeriesfontein | Nieuwoudtville |
|---|---|---|---|---|---|
| Piped water inside dwelling | 238 | 932 | 713 | 231 | 181 |
| Piped water inside yard | 242 | 1027 | 695 | 469 | 165 |
| Piped water on community stand: distance less than 200m. from dwelling | - | 9 | 213 | 24 | 6 |
| Piped water on community stand: distance greater than 200m. from dwelling | 15 | 42 | 176 | 18 | 3 |
| Borehole | - | - | 15 | - | - |
| Spring | - | - | 22 | - | - |
| Rain-water tank | 3 | - | 3 | - | - |
| Dam/pool/stagnant water | - | 6 | 3 | - | - |
| River/stream | - | - | 3 | - | - |
| Water vendor | - | - | - | - | - |
| Other | 6 | 3 | 6 | 6 | 21 |

Refuse
Removal

| | Removed by local authority at least once a week | Removed by local authority less often | Communal refuse dump | Own refuse dump | No rubbish disposal |
|---|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | 494 | 3 | - | 6 | |
| Calvinia | 1834 | 170 | 3 | 9 | |
| Hantam | 42 | - | 94 | 1684 | |
| Loeriesfontein | 742 | - | - | 6 | |
| Nieuwoudtville | 346 | 3 | - | 24 | |
| NC065: Hantam | 3443 | 164 | 91 | 1750 | |

Electricity

| | Electricity | Gas | Paraffin | Candles | Solar | Other |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | 434 | - | 9 | 57 | - | 3 |
| Calvinia | 1889 | 48 | 3 | 76 | - | 3 |
| Hantam | 737 | 3 | 65 | 701 | 294 | 48 |
| Loeriesfontein | 697 | - | 12 | 39 | - | - |
| Nieuwoudtville | 343 | - | 3 | 30 | - | - |
| NC065: Hantam | 4061 | 48 | 83 | 930 | 312 | 60 |

## Toilets

| | Flush toilet | Flush | Chemical toilet | Pit latrine with | Pit latrine | Bucket | None |
|---|---|---|---|---|---|---|---|

| | (connected to sewerage system) | toilet (with septic tank) | | ventilation (VIP) | without ventilation | latrine | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | 348 | 9 | 9 | - | - | 98 | 39 |
| Calvinia | 1333 | 145 | 132 | 39 | - | 354 | 15 |
| Hantam | 154 | 617 | 64 | 143 | 172 | 89 | 610 |
| Loeriesfontein | 260 | 109 | - | 16 | 100 | 245 | 18 |
| Nieuwoudtville | 242 | 95 | - | - | 6 | 24 | 9 |
| NC065: Hantam | 2377 | 922 | 163 | 246 | 273 | 832 | 682 |

# 1. MUNISIPALE TRANSFORMASIE EN ORGANISATORIESE ONTWIKKELING

Die Munisipale Bestuurder Bestuurder is met effek 1 Augustus 2011 aangestel op n vyf jaar prestasie gebonde dienskontrak. Die munisipaliteit het die kapasiteit om implementering sowel as monitering van alle munisipale werksaamhede te kan hanteer.Die Munisipaliteit sal daarop focus om die nodige vaardighede en kapasiteit te skep wat nodig is om die veranderende uitdagings.

Daar is ook 'n aantal beleide wat deur die Raad aanvaar is waarvolgens sy werksaamhede gereguleer word en die gemeenskap bygestaan word byvoorbeeld die Kredietkontrole en Skuldinvorderingsbeleid en die Beleid ten opsigte van Hulpverlening aan behoeftige gesinne.Hierdie beleide is in November 2011 hersien en aangepas.

Die organisatoriese struktuur is gedurende a strategiese beplannings sessie gehou in November 2011 geevalueer en hersien en in Januarie 2012 deur die raad aanvaar.Wysigings is aan die organisatoriese struktuur gebring om verbeterde dienslewering te bewerkstellig en om nuwe uitdagings aan te spreek.Die nuwe poste wat op die organisatoriese struktuur geplaas is sal vir evaluering voorberei word en na evaluering gevul word.

**Gevolgtrekking**

'n Ontleding van al die voorafgaande inligting, wat verkry is deur verskillende bronne te gebruik, insette van die gemeenskap en gemeenskaporganisasies en kenners op verskillende vakgebiede toon dat daar sekere kenmerkende probleme in al die gemeenskappe voorkom.

Hierdie probleme kan geklassifiseer word onder infrastruktuur, sosiaal en ekonomies. Laasgenoemde twee kan saamgevoeg word aangesien die geïdentifiseerde probleme direk verband het met mekaar.

**Sosio-EKonomies**

Die belangrikste probleem van die verskillende dorpe is weereens gemeenskaplik naamlik werkloosheid.

Dit is by al die dorpe geïdentifiseer as die grootste probleem wat die hoogste prioriteit moet geniet. Die statistiese gegewens bevestig die probleem en ook dat uiters lae persoonlike en ook huishoudelike inkomste by die jong, ekonomiese aktiewe bevolking bestaan. Die bevolkingsprojeksies impliseer ook dat die landelike bevolking sal verklein en meer sal konsentreer in die stedelike gebiede. Dit sal die probleem verder vergroot en werksgeleenthede sal geskep moet word.

Die verskaffing van werksgeleenthede sal van die ander maatskaplike probleme verminder of uitskakel.

Die toegang tot en die beskikbaarheid van gesondheidsdienste in al die dorpe is ook 'n probleem wat in elke dorp ondersoek en aangespreek moet word. Mediese dokters is tans net op Calvinia en Loeriesfontein beskikbaar.

Opleiding per groep

| | No schooling | primary | secondary | Matric | Higher education |
|---|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | | | | | |
| Male | | | | | |
| Black African | 9 | 6 | 3 | 3 | - |
| Coloured | 197 | 448 | 171 | 54 | 3 |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 12 | 16 | 15 | 42 | 3 |
| Female | | | | | |
| Black African | 6 | 3 | 3 | - | - |
| Coloured | 205 | 500 | 227 | 39 | - |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | - | 6 | 22 | 54 | 3 |
| Calvinia | | | | | |
| Male | | | | | |
| Black African | 13 | 24 | 15 | 18 | 3 |
| Coloured | 593 | 1207 | 757 | 278 | 12 |
| Indian or Asian | 3 | 3 | 9 | - | - |
| White | 22 | 124 | 164 | 254 | 36 |
| Female | | | | | |
| Black African | 15 | 22 | 9 | 3 | - |
| Coloured | 768 | 1397 | 863 | 320 | 3 |
| Indian or Asian | - | - | - | 3 | 3 |
| White | 13 | 150 | 229 | 318 | 24 |

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Hantam | | | | | |
| Male | | | | | |
| Black African | 15 | 15 | 9 | - | - |
| Coloured | 750 | 1020 | 199 | 48 | - |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 23 | 14 | 127 | 249 | 39 |
| Female | | | | | |
| Black African | 3 | 6 | 6 | 3 | - |
| Coloured | 592 | 867 | 211 | 18 | - |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 16 | 17 | 117 | 280 | 30 |
| Loeriesfontein | | | | | |
| Male | | | | | |
| Black African | - | - | 3 | - | - |
| Coloured | 169 | 432 | 153 | 49 | 6 |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 5 | 35 | 43 | 54 | 3 |
| Female | | | | | |
| Black African | - | 6 | - | - | - |
| Coloured | 256 | 559 | 182 | 64 | 3 |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 7 | 25 | 52 | 84 | 3 |
| Nieuwoudtville | | | | | |
| Male | | | | | |
| Black African | 3 | 3 | 6 | - | - |
| Coloured | 71 | 243 | 147 | 24 | 3 |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | - | 9 | 57 | 30 | 3 |
| Female | | | | | |
| Black African | - | 9 | 6 | - | - |
| Coloured | 114 | 278 | 165 | 18 | 9 |
| Indian or Asian | - | - | - | - | - |
| White | 3 | 6 | 68 | 37 | 6 |
| NC065: Hantam | | | | | |
| Male | | | | | |

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Black African | 37 | 69 | 36 | 12 | - |
| Coloured | 1784 | 3310 | 1510 | 473 | 27 |
| Indian or Asian | 3 | 6 | - | 3 | - |
| White | 63 | 187 | 383 | 636 | 99 |
| Female | | | | | |
| Black African | 25 | 40 | 30 | 12 | - |
| Coloured | 1919 | 3533 | 1642 | 482 | 15 |
| Indian or Asian | - | 3 | - | 3 | 3 |
| White | 47 | 195 | 488 | 772 | 64 |

## Bevolking per groep

| | Black African | Coloured | Indian or Asian | White |
|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | 18 | 2088 | 3 | 199 |
| Calvinia | 144 | 6937 | 24 | 1355 |
| Hantam | 48 | 4147 | - | 1010 |
| Loeriesfontein | 15 | 2057 | 3 | 331 |
| Nieuwoudtville | 39 | 1172 | 6 | 220 |
| NC065: Hantam | 288 | 16417 | 27 | 3087 |

## Disability

| | No disability | Sight | Hearing | Communication | Physical | Intellectual | Emotional | Multiple |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Brandvlei | 2113 | 81 | 12 | 3 | 30 | 9 | 9 | 51 |
| Calvinia | 8012 | 78 | 48 | 15 | 214 | 18 | 54 | 24 |
| Hantam | 5060 | 18 | 21 | 12 | 48 | 18 | - | 27 |
| Loeriesfontein | 2236 | 15 | 18 | 6 | 90 | 18 | 9 | 9 |
| Nieuwoudtville | 1346 | 9 | 9 | 3 | 27 | 18 | 3 | 24 |
| NC065: Hantam | 18744 | 204 | 125 | 45 | 416 | 79 | 84 | 113 |

Inkomste

Die groot meerderheid inwoners verdien minder as R1 000,00 per maand.

**Projekte**

Die geïdentifiseerde projekte het ten doel om oor die lang termyn volvoering te bring aan die visie wat vir die munisipaliteit gestel is.

**Departementshoofde komitee**

Die komitee bestaan uit munisipale amptenare wat op hoogte is wat in die verskillende gemeenskappe gebeur en wat vanuit 'n munisipale oogpunt benodig word. Hierdie insette wat verkry is, het die publieke behoeftes en probleme bevestig en is dus gebruik om 'n sinvolle ontleding van die bestaande situasie te maak.

**Munisipale raad**

Die Raad van die Hantam Munisipaliteit moet die finale GOP goedkeur nadat dit deur die proses van publieke kennisname en advertering gegaan het. Na die goedkeuring word dit aan die LUR vir Plaaslike Regering en Behuising voorgelê vir evaluering.

**Funksionele komitees**

Die Munisipaliteit het verskeie funksionele komitees ingestel soos hieronder uiteengesit

**1. GOP Verteenwoordigende Forum**

Burgemeester (Voorsitter)
Tegniese Komitee (Rdl. G. Opperman)
Belangegroepe
Rolspelers

**2. Tegnies Komitee IDP**

Munisipale Bestuurder (Voorsitter)
Departementshoofde
IDP Klerk

**3. Arbeidsforum**

Rdl. A.F. Fritz (Burgemeester)
Rdl. J. Swarts
Rdl. F.J. Sterkse
Rdl. J.H. Wilschut

**4. Ouditkomitee**

Mnr. C. du Plessis (Mun. Best.)
Mnr. F. J. Rootman (Voorsitter)
Mnr. F.J. van der Merwe



**5. Loodskomitee: VIGS Beleid**

Mun. Bestuurder/Mnr. J.R. van Wyk/
Raadslid M.S. Esau

**6. Finansiële komitee**

Rdl. A.F. Fritz (Burgemeester) (Voorsitter)
Rdl. F.J. Sterkse
Rdl. G.J. Engelbrecht
Sekretariaat: Me. S. Coetzee

**7. Infrastruktuur komitee**

Rdl. J.Swarts (Voorsitter)
Rdl. R.N. Swartz
Rdl. H.C. Steenkamp
Rdl. A.F. Fritz Burgemeester Ex Officio
Mnr. C. du Plessis Munisipale Bestuurder Ex Officio
Sekretariaat: Mnr. J.R. van Wyk

**8. Institusionele Komitee**

Rdl. G.J. Engelbrecht (Voorsitter)
Rdl. J.H. Wilschut
Rdl. A.F. Fritz (Burgemeester)
Mnr. C. du Plessis (Mun. Best.) Ex Officio
Sekretariaat: Me. G.M.J. Lock

**9. Gemeenskapsdienste komitee**

Rdl. G. Opperman (Voorsitter)
Rdl. M.S. Esau
Rdl. J. Swarts
Rdl. A.F. Fritz Burgemeester Ex Officio
Mnr. C. du Plessis (Mun. Best.) Ex Officio
Sekretariaat: Mnr. J.R. van Wyk

**10. MPAC ("Munisipal Public Accounts Committee")**

Rdl RN Swartz (Voorsitter)
Rdl J Swarts
Rdl GJ Engelbrecht
Rdl AF Fritz

**11.** Die Raad het die volgende raadslede en/of amptenare afgevaardig om die Raad op die volgende rade of komitees te verteenwoordig.

Pesioen- Aftreefonds: Rdl. G.J. Engelbrecht

SALGA: Rdle. A.F. Fritz, G.J. Engelbrecht, H.C. Steenkamp, J. Swarts, G. Opperman
IDP Forum: Rdl. G. Opperman
Vaardigheidsontwikkeling en Gelyke Geleenthede Planne: Rdl. G. Opperman
Polisieforum: Rdl. M.S. Esau
Wykskomitees: Wyksraadslede
ESTA Komitee: Rdl. F.J. Sterkse
Namakwa Distriksgesondheidsraad Rdl. R.N. Swartz
Calvinia Museum Rdl. G.J. Engelbrecht
Namakwa Distriksmunisipaliteit Rdl. J. Swarts
Meentkomitee Rdl. J. Swarts
IGR Provinsiaal en Distrik Rdl. A.F. Fritz
VIGS Raad Rdl. M.S. Esau



## 12. Raadslid Inligting.

| VAN | VOLLE NAME | POSADRES | TELEFOONN | FAKSNOMME | WYK | PARTY |
|---|---|---|---|---|---|---|

| | | | OMMER | R | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| FRITZ | ALBERT FRANK | P/SAK X14 CALVINIA 8190 | 027—3412738 0781481910 | 027-3418501 | PR | DA |
| ENGELBRECHT | GIDEON JOHANNES | POSBUS 446 CALVINIA 8190 | 027-3411416 | 027-3418501 | PR | DA |
| OPPERMAN | GIZELLA | WINDKLOOFSTRAAT 21 LOERIESFONTEIN 8185 | 0736370758 | 027-6621029 027-8828601 | 5 | DA |
| SWARTS | JOHN | DIKGETSIESTRAAT 3171 CALVINIA 8190 | 0781570562 | 027-3412511 | PR | COPE |
| STEENKAMP | HERMINA CLARINA | CALLAGHANSTRAAT 162 BRANDVLEI 8915 | 0847734713 | 054-6030248 | PR | DA |
| STERKSE | FRIK JOHN | SKOOLSTRAAT 883 BRANDVLEI 8915 | 0734838318 | 054-6038401 | 3 | ANC |
| SWARTZ | ROGER NIELDO | BERGSTRAAT 540 CALVINIA 8190 | 0836613674 | 027-3418501 | 2 | ANC |
| WILSCHUT | JOHANNA HANNELIE | POSBUS 108 NIEUWOUDTVILLE 8180 | 0731638145 | 027-2188701 | 4 | ANC |
| ESAU | MARGARET SUSANNA | EERSTELAAN 2857 CALVINIA 8190 8190 | 027-3418020 | | 1 | ANC |

14.

1. **HANTAM MUNISIPALITEIT: GRAAD 2**
2. **BURGEMEESTER: RDL. A.F. FRITZ**

3. **VROULIKE RAADSLEDE IS: RDLE. M.S. ESAU, G. OPPERMAN, H.C. STEENKAMP EN J.H. WILSCHUT**
4. **RDL. J.SWARTS VERTEENWOORDIG HANTAM MUNISIPALITEIT BY DIE NAMAKWA DISTRIKSMUNISIPALITEIT.**
5. **ALLE RAADSLEDE IS DEELTYDSE RAADSLEDE BEHALWE DIE BURGEMEESTER, RDL. A.F. FRITZ WAT VOLTYDS IS.**
6. **MUNISIPALE BESTUURDER: MNR. C. DU PLESSIS**

## 13. Wykskomitee Inligting.



Daar is tans drie Ontwikkelingsbeamptes binne die Hantam Munisipaliteit nl. op Brandvei, Loeriesfontein en Nieuwoudtville. (Die beamptes wat in Middelpos en in Calvinia gestasioneer was, het bedank en die poste is nog nie weer deur COGHSTA gevul nie).

GOP (IDP) Kwartaalikse Verteenwoordigende Forumvergaderings word deur die Namakwa Distriksmunisipaliteit belê waartydens al die plaaslike munisipaliteite geleentheid kry om insette insake hul GOP te gee, asook om veranderings, byvoegings en/of uitlatings bekend te maak.

Die Munisipaliteit is gestruktureer in die volgende vier afdelings:

**1. Gemeenskapsdienste**

Biblioteke
Kinderaangeleenthede
Gesondheid/Sanitasie
Verkeer en Beskerming
Begraafplase
Toerisme fasiliteite
Swembaddens
Parke

**2. Korporatiewe dienste**

Administratiewe en Sekretariële Dienste
Menslike Hulpbronne
Wetgewing
Grondgebruikbeplanning
Dienspunte
Wykskomitees
GOP/LED
Toerisme
Behuisings administrasie

**3. Finansies**

Inkomste
Uitgawe
Begroting/beheer
Kredietbeheer
Skattings
Finansiële State

**4. Tegniese dienste**

Water
Elektrisiteit
Paaie/Stormwater/Riool
Boubeheer
Behuising
Beplanning

**Fisiese omgewing**

**Ligging**

Die Hantam Munisipaliteit is feitlik sentraal geleë in die Namakwa Distriksmunisipaliteit se jurisdiksie gebied met Calvinia as die hoofsetel. Die ander stedelike gebiede is Nieuwoudtville, Loeriesfontein, Brandvlei en Middelpos.

Calvinia word met teerpaaie verbind met Kaapstad, Springbok, Upington en Kimberley. Die dorp het ook 'n teer aanloopbaan van 1 250 meter lank.

Die gebied word aan die suidweste begrens deur die Wes-Kaap Provinsie en aan die suid en suid-ooste deur Karoo-Hoogland Munisipaliteit. Noord van die munisipaliteit is die NDM Bestuursarea gebied (NCDMA06) terwyl 'n klein gedeelte van die gebied ook ten suide van Hantam geleë is.

'n Gruispad, die R355, verbind Calvinia ten suide met Ceres en die Wes-Kaap. Hierdie roete loop deur die Swartruggens en Hexrivierberge en verleen ook toegang na die Tankwa-Karoo Nasionale Park. Hierdie pad, en die moontlike verbetering daarvan, kan 'n toenemende belangrike rol speel in die verdere ontwikkeling van die munisipaliteite se toerisme potensiaal.

**FIG.1**
**Kaart van Hantam Munisipaliteit**

**Geografiese inligting**

Die gebied is geleë op die binnelandse plato met 'n lae reënval en gematigde weersomstandighede. Die gebied is basies in twee reënvalstreke geleë, naamlik die suidelike gedeelte in die winterreënvalstreek en die noordelike gedeelte in die somerreënvalstreek.

Die gebied word gekenmerk deur plat berge en groot oop vlaktes. Dit is bekend vir sy toerisme potensiaal veral die blomme seisoen wat duisende toeriste lok. Die gebied het verskeie ander toerisme moontlikhede soos byvoorbeeld is daar naby Nieuwoudtville gletserspore en 'n waterval wat komplimenterend is tot die blomme asook die Oorlogskloof Natuurreservaat.

Die Akkerendam Natuurreservaat is geleë in Calvinia. 'n Wye verskeidenheid voël- en plantspesies kom binne die Reservaat voor. Kleinwild soos springbokke kom ook hier voor. 'n Advieskomitee is deur die Raad op die been gebring. Daar is besluit dat die Reservaat ontwikkel moet word vir die gemeenskap en ook om toeriste te lok. Voetslaanpaaie met duidelike aanwysers moet in plek gebring word. Die Departement van Toerisme het R100 000,00 bewillig om die staproetes op te grader. Die fisiese werk aan die roetes is voltooi, en rigtingwysers is bestel en sal eersdaags aangebring word. Brosjures is gedruk. Die staproetes is 100% voltooi. Akkerendam Natuurreservaat sal ook die doel dien om die totale gemeenskap bewus te maak van biodiversiteit en bewaring. Tydens die ontwikkeling van Akkerendam sal werk ook geskep word en by voltooiing van die projek sal daar geleentheid wees vir entrepreneurskap uit die gemeenskap.

Daar is geen standhoudende riviere in die gebied nie en die riviere loop slegs gedurende die reënseisoene. 'n Groot gedeelte van die Hantam Munisipaliteit val binne die studiegebied van die SKEP (Succulent Karoo Ecosystem Plan) projek. Hierdie projek beoog om 'n bewaringsplan saam te stel vir 'n gebied wat feitlik die hele Namakwa Distriksmunisipaliteit insluit. Die doel is dat toekomstige ontwikkeling omgewingsvriendelik sal wees. Die moontlikheid bestaan ook dat projekte ten opsigte van die herstel van die omgewing befonds kan word.

Die SKEP projek word in meer detail in die NDM se GOP bespreek.

**Demografiese Analise**

**Inleiding**

Inligting oor die gebied is uit verskeie bronne verkry wat insluit inligting verkry by STATSSA, PIMSS.NET inligtingstelsel, opnames, inligting van amptenare en vanuit die gemeenskap.

**Bevolkingsverspreiding**

Die bevolking is grootliks verstedelik met Calvinia die grootste met byna die helfte van die bevolking. Die tweede grootste bevolking is die landelike of plaasgedeelte met 6 000 inwoners. Dit is 'n aanduiding dat landbou, alhoewel in 'n verminderende mate, steeds 'n groot werkverskaffer is.

Die konsentrasies van die bevolking veroorsaak ook dat ontwikkeling nie eweredig oor die hele gebied gedoen hoef te word nie maar grootliks in die vyf stedelike sentra. Die landelike bevolking kan deur verskillende programme geakkomodeer word bv. grondhervormingsprogramme (in samewerking met SPP), behuising en droë sanitasie.

**Rampbestuursplan**

Elk van die vier dorpe het sy eie plaaslike rampbestuursplan. Die Munisipale Bestuurder tree op as Rampbestuurder (kontaknommers 027 3418500.

Indien 'n ramp plaasvind aktiveer die Rampbestuurder die verskillende instansies wat betrokke is. Die plaaslike rampbestuursplanne maak voorsiening vir alle aksies wat verrig moet word sowel as funksies van personeel.

Onderstaande is 'n skematiese voorstelling van die kommunikasie prosedure indien 'n ramp plaasvind.

Die Namakwa Distriksmunisipaliteit het konsultante aangestel om die huidige Rampbestuursplan op te dateer. Sodra dit voltooi is, sal dit by die dokument ingevoeg word.


NDM RAMPBESTUUR
SENTRUM (24 UUR)
RAMPBESTUUR SENTRUM CALVINIA
027 341 1414 / 10177 (TOLVRY)
Loeriesfontein
027 662 1006
Brandvlei
054 6030007
SAPD-Calvinia
Kol. Van Wyk
027 341 1015
Nieuwoudtville
027 218 1001
Belanghebbende
Organisasies
SANW / Kommando
Ontbind
Belanghebbende
Organisasies
Provinsiale Verkeer
Mnr. Nortje
027 341 1308

**Potensiele Ramp: Veldbrande**

Die moontlikheid van veldbrande is 'n potensiele ramp wat in die munisipaliteit kan plaasvind. Voorsiening is op Distriksvlak sowel as op plaaslike vlak gemaak vir moontlike brande sowel as die effektiewe bestryding daarvan.

**Prestasiebestuur**

Die Prestasie Bestuurstelsel van die Hantam Munisipaliteit is implementer en funksioneer 100%. Die Munisipale Bestuurder en Departementshoofde het prestasiekontrakte onderteken.

Gelyke Geleenthede Plan is in die proses om hersien te word. Dit moet voor end Oktober 2012 goedgekeur en ingedien word. Hierdie Plan moet elke tweede jaar ingedien word.

**Vaardigheidsontwikkelings plan**

Die Vaardigheidsontwikkelingsplanne is opgestel en goedgekeur. Die Plan is by LG Seta ingedien. Dit moet jaarliks voor end Junie ingedien word. Die Plan word deur die Menslike Hulpbronne Amptenaar voltooi en voorgelê.

Die plan is beskikbaar.

**Hantam Waterdiensteplan**

Die Waterdiensteplan is opgestel en is 'n handige instrument vir gebruik deur die Infrastruktuur Departement.

**HIV/VIGS Beleid**

# VISIE

Om 'n veilige, gesonde, nie-diskriminerende werksomgewing vir alle amptenare van die Hantam Munisipaliteit te verseker deur 'n vigsbeleid in plek te hê en die sukses en resultate van die beleid gemeet kan word deur toekomstige amptenare van die Hantam Munisipaliteit.

Die Hantam Munisipaliteit beskik oor 'n HIV/VIGS Beleid. 'n VIGS Komitee is saamgestel waarin die munisipaliteit 'n leidende rol speel.Munisipale raadslede dien ook op SALGA se VIGS Werksgroep.

**Misdaadvoorkomingsplan**

'n "Anti-Corruption Plan" is vir die munisipaliteit opgestel en is deel van die munisipaliteit se beleide.

'n "Fraud Prevention Plan" is in plek vir die Hantam Munisipaliteit.

'n Interne Komitee is saamgestel en funksioneer 100%. 'n Interne Ouditeur is ook aangestel (Internship).

**Begrotiing 2014/2015**

Die munisipale begroting word jaarliks opgestel voor 31 Mei. Publiek kry die geleentheid om insette vir die begroting te maak.

# PROSESPLAN VIR BEGROTING-GEïNTEGREERDE ONTWIKKELINGSPLAN (GOP-IDP) 2014/2015

| AKTIWITEITE MET BETREKKING TOT DIE BEGROTING | GOP-IDP AKTIWITEITE | VERANTWOORDELIKHEID | SPER DATUM |
|---|---|---|---|
| **TYDSKEDULE BEPLANNING** | | | |
| Stel die tyd skedules vir die volgende begrotingsiklus vas. | | Finansiële Bestuurder | Voor 31 Julie 2013 |
| | Stel die tyd skedules vir die volgende GOP hersieningsproses vas. | GOP Beampte | Voor 31 Julie 2013 |
| **TYDSKEDULES EN KONSULTASIE** | | | |
| Burgemeester lê nuwe begrotingsproses en tydsraamwerke voor aan Raad. | Burgemeester lê nuwe GOP hersieningsproses en tydsraamwerke voor Raad. | Burgemeester | Voor 31 Aug. 2013 |
| Adverteer (Webtuiste en plaaslike koerante en kennisgewingborde) die begrotingsproses en tydskedules. | Adverteer (Webtuiste en plaaslike koerante en kennisgewingborde) die nuwe proses, skedules vir konsultasies en vergaderings van alle forums en komitees. | Munisipale Bestuurder | Binne 5 dae na voor legging aan die Raad |
| Verseker dat 'n skakeling | Verseker dat 'n skakeling plaasvind | Burgemeester | Deurlopend in proses. |

| | | | |
|---|---|---|---|
| plaasvind tussen konsultasies oor die begroting en konsultasies oor die GOP.<br><br>Hersien alle eksterne meganismes om te verseker dat alle moontlike veranderinge aan ooreenkomste, wat moontlik 'n impak op die volgende begroting mag hê, in ag geneem word. | tussen konsultasies oor die begroting en konsultasies oor die GOP. | <br><br><br>Munisipale Bestuurder | <br><br><br>Gedurende September 2013 |
| **PRESTASIE EN FINANSIëLE KAPASITEIT** | | | |
| <br><br><br><br><br><br><br><br>Gebaseer op die finansiële state van die vorige jaar en resultate van die prestasie ondersoek, oorweeg die finansiële posisie van die Munisipaliteit en die | Hersien die prestasie van die GOP oor die afgelope jaar en konsulteer met die gemeenskap oor die prestasie en veranderinge aan behoeftes. (Loodskomitee en GOP Verteenwoordigende Forum) | GOP Beampte<br><br><br><br><br><br><br><br>Finansiële Bestuurder | 1 Oktober – 30 November 2013<br><br><br><br><br><br><br><br>30 September 2013 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| finansiële kapasiteit ten einde die impak daarvan op toekomstige strategieë en begrotings te bepaal. | | | |
| **LANGTERMYN BEPLANNING** | | | |
| In konsultasie met die Burgemeester/raad, bepaal die toekomstige prioriteits areas vir die Munisipaliteit om rigting te verskaf aan die begrotings allokasies en GOP planne.<br><br>Bevestig huidige beleidsprioriteite en stel nuwes vir die volgende drie jaar.<br><br>Burgemeester/raad aanvaar die beleidsrigtings en prioriteits areas.<br><br>Identifiseer alle faktore wat 'n impak mag hê op toekomstige begrotings en | In konsultasie met die Burgemeester/raad dateer die toekomstige rigtings, strategieë en prioriteite vir die volgende 3 tot 5 jaar op. (Inkorporeer die terugvoer van die gemeenskap). | Burgemeester | 31 Oktober 2013 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| bepaal breë finansiële raamwerk.<br><br>Bepaal die moontlike inkomste / befondsing wat beskikbaar mag wees vir die volgende drie jaar.<br><br>Bepaal die mees waarskynlike uitkoms en identifiseer enige behoeftes vir verandering aan fiskale strategieë.<br><br>Verfyn inkomste en befondsing beleide, ingesluit tarief strukture.<br><br>Berei die aanvanklike allokasies voor gebaseer op die finansiële kapasiteit en die die mees waarskynlike toekomstige finansiële uitkoms. | | | |
| Burgemeester/raad bespreek die uitkomste, doelwitte, prioriteite en uitsette verlang vir die volgende drie jaar. | Burgemeester/raad bespreek die uitkomste, doelwitte, prioriteite en uitsette verlang vir die volgende drie jaar. | | |

| | | | |
|---|---|---|---|
| **KONSULTASIE MET ANDER OWERHEDE** | | | |
| Konsultasie met ander toepaslike Munisipaliteite.<br><br>Munisipaliteit verkry insette van Nasionale en Provinsiale Regering en ander liggame oor faktore wat die begroting kan beïnvloed.<br><br>Adverteer vir versoeke vir Fonds-oordragte aan organisasies buite die regeringssfere. | Konsultasie met ander toepaslike Munisipaliteite, Nasionale en Provinsiale Departemente | Burgemeester<br><br>Munisipale Bestuurder<br><br>Munisipale Bestuurder | 30 November 2013<br><br>31 Desember 2013<br><br>31 Desember 2013 |
| **VOORBEREIDING VAN KONSEPTE** | | **Alle Bestuurders/Hoofde** | **31 Januarie 2014** |
| Voorbereiding van konsep GOP en kapitaal en operasionele planne met koste en inkomste projeksies. Inkorporeer in eerste konsep SDBIP. | Integrasie van die GOP en begroting, ingesluit die opdatering van die begrotingsraamwerk. | | |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Voorbereiding van projeksies van funksionele allokasies gebaseer op prestasie in die verlede en aangepas met bekende faktore, bekende verpligtinge en bate onderhouds vereistes.<br><br>Pas planne aan om te koppel met beskikbare hulpbronne en beleids prioriteite.<br><br>Finaliseer die voorlopige opsies vir die GOP en begroting vir die volgende drie jaar.<br><br>Oorweeg die impak op tariewe en verbruikers heffings. | | | |
| **PRIORITEITSBEPALINGS** | | | |
| Konsulteer Burgemeester/raad oor die voorlopige begroting, tariefaanpassings en GOP medium termyn voorstelle.<br><br>Burgemeester/raad bespreek | | Alle Bestuurders en Hoofde (GOP-IDP Loodskomitee)<br><br>Burgemeestersk | 28 Febr.2014<br><br>28 Febr.2014 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| die voorlopige begroting, tariefaanpassings en GOP voorstelle met inagneming van die prioriteite en doelwitte wat in die medium termyn voorstelle gestel is. | | omitee en Bestuur | |
| Gaan voort met die finalisering van die gedetailleerde operasionele planne en begrotings. | Gaan voort met die finalisering van die gedetailleerde planne. | Alle Bestuurders en Hoofde (GOP-IDP Loodskomitee) | 28 Febr.2014 |
| Inkorporeer die doelwitte en operasionele planne in die konsep Dienslewerings- en Begrotingsimplementeringsplan. | | Alle Bestuurders en Hoofde (GOP-IDP Loodskomitee) | 01 Mrt.2014 |
| Nasionale en Provinsiale rekeningkundige beamptes finaliseer enige aanpassings aan geprojekteerde allokasies vir die volgende drie jaar nie later as hulle eie begrotings nie. | | Nasionaal en Provinsiaal | 01 Mrt.2014 |
| **FINALISERING VAN KONSEPTE** | | | |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Finaliseer gedetailleerde konsep begroting vir die volgende drie jaar in die voorgeskrewe formate.<br><br>Inkorporeer die konsep begrotingsvoorstelle en maandelikse projeksies van Inkomste, Uitgawes en Kapitaal en van Inkomste per Bron in die konsep Dienslewerings- en Begrotings Implementeringsplan.<br><br>Burgemeester/raad ontvang begroting, konsep SDBIP en opdaterings aan die GOP. | Finaliseer gedetailleerde opdaterings van die GOP planne en koppel met die begroting.<br><br>Burgemeester/raad ontvang begroting, konsep SDBIP en opdaterings aan die GOP. | Finansiële Bestuurder<br><br>GOP Beampte<br><br>Finansiële Bestuurder<br><br>Finansiële Bestuurder | 31 Mrt.2014<br><br>31 Mrt.2014<br><br>31 Maart 2014<br><br>31 Maart 2014 |
| **OORWEGING VAN KONSEPBEGROTING** | | | |
| Burgemeester lê die begroting, tariewe, konsep SDBIP, en opgedateerde GOP voor die Raad teen 31 Maart. | Burgemeester lê die begroting, konsep SDBIP, en opgedateerde GOP voor die Raad teen 31 Maart. | Burgemeester | 31 Maart 2014 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Die Raad debatteer die begroting en opgedateerde GOP. | Die Raad debatteer die begroting en opgedateerde GOP. | Raad | 31 Maart 2014 |
| **KONSULTASIE** | | | |
| Stuur 'n kopie van die begroting, tariewe, konsep SDBIP en veranderinge aan die GOP aan die Nasionale en Provinsiale Regerings vir insette.<br><br>Onderneem konsultasie met die gemeenskap oor die begroting, die tariewe, die opgedateerde GOP en die prestasie- doelwitte en aanwysers in die konsep SDBIP.<br><br>Ontvang en ontleed addisionele insette van die gemeenskap en Nasionale en Provinsiale Regerings. | Stuur 'n kopie van die begroting, konsep SDBIP en veranderinge aan die GOP aan die Nasionale en Provinsiale Regerings vir insette.<br><br>Onderneem konsultasie met die gemeenskap oor die begroting, tariewe, die opgedateerde GOP en die prestasie-doelwitte en aanwysers in die konsep SDBIP.<br><br>Ontvang en ontleed addisionele insette van die gemeenskap en Nasionale en Provinsiale Regerings. | Munisipale Bestuurder<br><br>Burgemeester<br><br>Burgemeester | 31 Maart 2014<br><br>1-30 April 2014<br><br>7 April – 5 Mei 2014 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Inkorporeer terugvoer van die gemeenskap en Nasionale en Provinsiale Regerings en, indien nodig, hersien die begroting, tariewe, konsep SDBIP en GOP wat voor die Raad gelê was. | Inkorporeer terugvoer van die gemeenskap en Nasionale en Provinsiale Regerings en, indien nodig, hersien die begroting, tariewe, konsep SDBIP en GOP wat voor die Raad gelê was. | Burgemeester | 5 Mei 2014 |
| **FINALE GOEDKEURING** | | | |
| Burgemeester lê die hersiende begroting, tariewe en GOP ter tafel na inageneming van die insette van die gemeenskap en Raad – nie later as 31 Mei nie.<br><br>Munisipale Raad keur die GOP en begroting goed voor 31 Mei. | Burgemeester lê die hersiende begroting, tariewe en GOP ter tafel na inageneming van die insette van die gemeenskap en Raad – nie later as 31 Mei nie.<br><br>Munisipale Raad keur die begroting en GOP, nie later as 31 Mei nie, goed. | Burgemeester<br><br>Raad | 30 Mei 2014<br><br>30 Mei 2014 |
| **PUBLISERING EN SDBIP** | | | |
| Publiseer die begroting, tariewe en GOP en stuur 'n kopie van die goedgekeurde begroting aan die Nasionale en Provinsiale Regering (vir kennisname). | Publiseer die begroting, tariewe en GOP en stuur 'n kopie van die goedgekeurde begroting aan die Nasionale en Provinsiale Regering. | Munisipale Bestuurder | 02 Junie 2014 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Lê konsep SDBIP en konsep prestasie-ooreenkomste van die Munisipale Bestuurder en Senior Bestuurders aan Burgemeester voor vir goedkeuring.<br><br>Keur SDBIP en prestasie-ooreenkomste goed.<br><br>Adverteer die SDBIP en die prestasie-ooreenkomste. (Kennisname)<br><br>Prestasie-ooreenkomste word voorgelê aan Raad en LUR vir Plaaslike Regering. (Spesiale Raadsvergadering) | | Munisipale Bestuurder<br><br>Burgemeester<br><br>Burgemeester<br><br>Burgemeester | 13 Junie 2014<br><br>20 Junie 2014<br><br>7 Julie 2014<br><br>28 Julie 2014 |
| **BEGROTINGS IMPLEMENTERING** | | | |
| Implementeer die begroting.<br><br>Begin met die voorbereiding van die volgende begroting.<br><br>Hersien die begroting in 'n | | Munisipale Bestuurder<br>Burgemeester<br><br>Burgemeester | 1 Julie 2014<br><br>28 Julie 2014<br><br>25-31 Jan. 2015 |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Aansuiweringsbegroting, indien nodig. | | | |

**GOP** = Geïntegreerde Ontwikkelingsplan
**IDP** = Integrated Development Plan
**SDBIP** = Service Delivery Budget Implementation Plan

Die Prosesplan vir 2014/2015 van die Hantam Munisipaliteit is op raadsvergadering 29 Augustus 2013 R/B 49/13 goedgekeur.

**Arbeidsforum**

In hierdie Forum word arbeids aangeleenthede aangespreek. Omdat daar nie 'n Opleidingskomitee in plek is nie, word dié Forum ook gebruik om opleiding van amptenare aan te spreek.

**Ruimtelike Ontwikkelingsraamwerk**

Die Hantam Munisipaliteit het 'n goedgekeurde Ruimtelike Ontwikkelingsplan (R/B 6/2010) wat as riglyn gebruik word by alle dorpsbeplanning en verandering aan bestaande gebruike van erwe.

**"Provincial Growth and Development Strategy"**

Die PGDS stel sekere ontwikkelingsteikens. Hierdie teikens is die volgende:

1. Om 'n gemiddelde jaarlikse ekonomiese groei koers van tussen 4% en 5% te handhaaf.
2. Om werkloosheid teen 2014 te halveer.
3. Om huishoudings wat in totale armoede woon met 5% per jaar te verminder.
4. Om die geletterdheid met 50% teen 2014 te verminder.
5. Om ongebore/gebore baba sterftes met twee derdes teen 2014 te verminder.
6. Om die sterftes van moeders tot 28 dae ná geboorte met twee derdes teen 2014 te verminder.
7. Om skuiling/behuising aan almal te verskaf.
8. Om misdaad teen 2014 met 10% te verminder.
9. Om HIV/VIS te bekamp en poog om teen 2014 te verminder.
10. Om teen 2015 30% van produktiewe landbou grond aan voorheen benadeelde gemeenskappe en individue terug te gee.
11. Om 6,5% van waardevolle biodiversiteit teen 2014 te bewaar.
12. Om genoegsame infratsruktuur teen 2014 daar te stel vir ekonomiese groei en ontwikkeling.

